# Hoor jy die Paasfeesklokke?

Hoor jy die Paas - fees - klok - ke?

Hul lui van vroeg - dag af;

hul ju - bel oor die wê - reld:

Die Heer is uit die graf!

1(b)

Hy, Chris - tus, die oor - win - naar,

is uit die don - ker uit!

Die Heer, die sleu - tel - dra - er,

sal ook my graf ont - sluit.

2

Hoor jy die Paasfeesklokke?
Die Heer het opgestaan!
Hy het vir al ons sonde
Hom aan die kruis laat slaan.
In Hom is nuwe lewe,
sy graf is leeg en oop.
Hy gaan ons voor - verheerlik -
en ons kan op Hom hoop!

3

Hoor jy die Paasfeesklokke?
Die Heer voer heerskappy.
Hy heers oor alle dinge,
sy bloed het ons bevry.
Ons sal met Jesus opstaan,
die lewenskroon verkry.
Ons hoor die Paasfeesklokke
wat oor die wêreld lui.